# PSALM 49

O men - se van die gan-se aar-de, hoor

wat dra ek met die lier aan jul - le voor,

iets wys, iets waars; dit sonder niemand uit,

van wat ek sê, word niemand uit - ge - sluit.

**2.**

**Moet ek my *kwel***
***oor onreg en b*edrog**
**van mense *wat met***
***hulle* rykdom spog?**
**Waar*om is* hul op**
***rykdom so g*esteld?**
**Wie *kan hom* loskoop**
***van die* dood met geld?**

3.
Wat jy ook *al aan*
*aardse goed be*sit,
jy sterf, 'n *ander*
*mens be*ërwe dit;
die *wyses* net soos
*ook die dwaas en* sot,
ja, *almal* van ons
*tref die*selfde lot.

4.
As mense *grond*
*besit as hulle* sterf,
gaan hulle *slegs*
*'n graf as* woonplek erf.
On*sterflik*heid is *teen*
*geen prys te* koop,
en *vestig* daarom
*op jou* geld geen hoop.

5.

Die mense *wat*
*op hulleself ver*trou,
die selfte*vredenes*
*moet* dit onthou:
Die *dood wag* voor,
soos *skape kom hul* om
en *gaan die* graf in
*sonder* eiendom.

6.

Maar ek, ek *is*
*my God se eien*dom,
al het ek *niks,*
*behoort ek* tog aan Hom.
Ek *weet, dit* sal steeds
*goed vir my ver*loop,
Hy *sal my* van die
*dood se* mag vrykoop.

7.
Waarom is *jy op*
*rykdom so g*esteld?
Wie kan hom *loskoop*
*van die* dood met geld?
Die *ryk*e moet
net *soos die voorg*eslag
die *lig ver*laat en
*wegraak* in die nag.



8.
Die dwase *kan hul*
*rykdom maar g*eniet,
die mense *prys hul*
*prag en* praal verniet.
Ten *spyte* van hul
*weelde en ple*sier
sterf *hulle* ook
ten *slotte* soos die dier.